WIKIPEDIA

# Ou Kerkslawies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Ou Kerkslawies** (словѣ́ньскъ ꙗзыкъ, soms ook **Oudbulgaars** of **Oudslawies** genoem) is die oudste Slawiese skryftaal. Dit dateer uit die tweede helfte van die 9de eeu en is gebaseer op die Suid-Slawiese (Bulgaarse of Masedoniese) dialek van Thessaloniki.[1] Die Bisantynse sendelinge Cyrillus en Methodius kry erkenning daarvoor dat hulle die taal gestandaardiseer het met die vertaling van die Bybel en ander antieke Griekse tekste as deel van die kerstening van die Slawiërs.[2][3]

Dit het ’n belangrike rol gespeel in die geskiedenis van die Slawiese tale en was die grondslag van die latere Kerkslawiese tradisies, wat vandag nog in sommige Oosters-Ortodokse en Oosters-Katolieke kerke as liturgiese taal gebruik word. As oudste bekende Slawiese taal verskaf dit ook belangrike getuienis van hoe Protoslawies, die voorloper van alle Slawiese tale, gelyk het.

Twee alfabette is vir Ou Kerkslawies gebruik: die Glagolitiese alfabet, wat spesiaal daarvoor ontwerp is, en die Cyrilliese alfabet, wat eersgenoemde vervang het.

| Ou Kerkslawies<br>словѣньскъ ꙗзыкъ | |
|---|---|
| Gepraat in: | *geen* |
| Gebied: | Oos-Europa |
| Totale sprekers: | *uitgesterf* |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Slawies<br>Suid-Slawies<br>Suidoos-Slawies<br>**Ou Kerkslawies** |
| Skrifstelsel: | Glagolitiese alfabet, Cyrilliese alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | *geen* |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `cu` |
| ISO 639-2: | `chu` |
| ISO 639-3: | `chu (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=chu)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Inhoud



## Geskiedenis

Ou Kerkslawies is nou verbonde aan die sendingwerk van die broers Cyrillus en Methodius, wat van Thessaloniki afkomstig was, en hul leerlinge. Vir hul sending na die Groot-Morawiese Ryk (863) het hulle onder meer die Bybel in Slawies vertaal en die taal gestandaardiseer. Die enigste geskrifte in Ou Kerkslawies



’n Bladsy uit *Triod' cwetnaja* van omstreeks 1491, een van die oudste gedrukte Bisantyns-Slawiese boeke (Nasionale Biblioteek van Pole).

hou verband met die broers se sendingwerk. Kopieë van die geskrifte het in die vorm van 'n beperkte aantal manuskripte uit die 10de en 11de eeu behoue gebly.

As deel van hul voorbereiding vir die sending, is die Glagolitiese alfabet geskep en verskeie liturgiese boeke vertaal. Die taal en alfabet is geleer aan die Groot Morawiese Akademie en is tussen 863 en 885 gebruik vir regerings- en godsdiensdokumente en –boeke.

In 885 is die gebruik van Ou Kerkslawies in Groot Morawië deur pous Stefanus V verbied ten gunste van Latyn. Studente van die twee sendelinge is in 886 uit Groot Morawië verban en het die Glagolitiese alfabet na die Eerste Bulgaarse Ryk gebring. Daar is dit aan twee letterkundeskole geleer.[4][5][6] Gou daarna het die Cyrilliese alfabet ontstaan en het dit Glagolities vervang. Ou Kerkslawies het na ander Suidoos-, Sentraal- en Oos-Europese Slawiese gebiede versprei, veral Kroasië, Serwië, Boheme, Pole en prinsdomme van Kiëf-Roes, terwyl dit tipiese Suid-Slawiese taaleienskappe behou het. Later het tekste in elk van dié streke eienskappe van die plaaslike streektaal aangeneem en teen die middel 11de eeu het Ou Kerkslawies gediversifiseer in ’n aantal streekweergawes. Hierdie plaaslike weergawes is saam bekend as Kerkslawies.[7]

Benewens die Slawiese lande is Ou Kerkslawies ook as liturgiese taal gebruik in die Roemeens-Ortodokse Kerk en as ’n letterkundige en amptelike taal in die prinsdomme van Walachye en Moldawië, voordat dit in die 16de en 17de eeu geleidelik deur Roemeens vervang is. Kerkslawies het eeue lank ’n prestigeryke status behou, veral in Rusland – vir die Slawiërs in die ooste het dit ’n status soortgelyk aan dié van Latyn in Wes-Europa, maar dit het die voordeel dat dit minder afwyk van die onderskeie streektale. Kerkslawies word tot vandag toe gebruik as liturgiese taal in die verskillende Slawiese Oosters-Ortodokse kerke.

Vir die historiese taalkunde is Ou Kerkslawies van belang omdat dit naby aan Protoslawies, die gemeenskaplike oertaal van al die Slawiese volke, is.

# Voorbeeld

Hier is die Onse Vader in Ou Kerkslawies:

| Cyrillies | Transliterasie | Vrye vertaling |
|---|---|---|
| Отьчє нашь• | Ot'tsje nasj' | Ons Vader |
| ижє ѥси на нєбєсѣхъ: | Izje jesi na nebesech. | Wat in die hemel is, |
| да свѧтитъ сѧ имѧ Твоѥ• | Da swetit se Ime Twoje | laat u Naam geheilig word; |
| да придєтъ цѣсарьствиѥ Твоѥ• | da pridet tsesar'stwije Twoje | laat u Koninkryk kom; laat u wil geskied, |
| да бѫдєтъ волꙗ Твоꙗ | da bodet wolja Twoja | soos in die hemel, net so ook op die aarde. |
| ꙗко на нєбєси и на ꙁємл҄и: | jako na nebesi i na zeml'i. | Ons daaglikse brood |
| хлѣбъ нашь насѫщьныи | | |
| даждь намъ дьньсь• | Chleb nasj' nasosjt'ni | gee ons vandag; |
| и отъпоусти намъ длъгы нашѧ | dazjd' nam d’n's' | en vergeef ons ons skulde |
| | i otpoesti nam dlgi nasje | net soos ons vergewe |
| ꙗко и мы отъпоущаѥмъ | jako i mi otpoesjtajem | ons skuldenaars; |
| длъжьникомъ нашимъ• | dlzj'nikom nasjim | en laat ons nie in versoeking kom nie |
| и нє въвєди насъ въ искоушєниѥ• | i ne vvedi nas v iskoesjenije | maar verlos ons van die Bose. Want aan U behoort die koninkryk |

| | | |
|---|---|---|
| нъ иӡбави ны отъ нєприꙗӡни:<br>ꙗко твоѥ ѥстъ цѣсар̆ьствиѥ<br>и сила и слава въ вѣкы вѣкомъ<br>Аминь:· | n izbawi ni ot neprijazni.<br>Jako Twoje jest tsesar'stwije<br>i sila i slawa v weki wekom.<br>Amin'. | en die krag en die heerlikheid tot in eeue der eeue.<br>Amen. |

# Ou Kerkslawiese manuskripte

## Glagolities

- *Codex Zographensis*
- *Codex Marianus*
- *Codex Assemanianus*
- *Psalterium Sinaiticum*
- *Kiever Blätter*
- *Euchologium Sinaiticum*
- *Glagolita Clozianus*

## Cyrillies

- *Savvina Kniga*
- *Codex Suprasliensis*

# Sien ook

- Kerkslawies

# Verwysings


1. Encyclopedia od Indo-European Culture, J.P. Mallory en D.Q. Adams, bl. 301. (http://i149.photobucket.com/albums/s43/truemacedonian/Miscellanius%20Mak%20Stuff/ieculture301.png)
2. Carl Waldman, Catherine Mason. Encyclopedia of European Peoples: Facts on File library of world history. Infobase Publishing, 2006. p. 752. ISBN 9781438129181
3. Dmitrij Cizevskij. *Comparative History of Slavic Literatures*, Vanderbilt University Press (2000) p. 27
4. *Encyclopedia of the Languages of Europe* (https://books.google.com/books?id=29BAeKHwvuoC&pg=PA43).
5. *The Blackwell Companion to Eastern Christianity* (https://books.google.com/books?id=fWp9JA3aBvcC&pg=PA51).
6. *Interaction and Isolation in Late Byzantine Culture* (https://books.google.com/books?id=QwNlKqyNC7EC&pg=PA58).
7. *Speech, Memory, and Meaning* (https://books.google.com/books?id=D-FRM9isW8AC&pg=PA185).


# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Ou Kerkslawies.

